571

# Here, hoeveel blye dae

He - re, hoe - veel bly - e da - e
vloei soos stro - me kalm en rein,
son - der kom - mer, son - der kla - e,
vol van vreug-de'n son - ne - skyn!

1 1b 2 3 4

X Lied :

1(b)

Word ek soms ge - kwel deur ly - ding,
wil ek kla oor u kas - ty - ding,
weet ek dis van kor - te duur
uit my vreug - de, net 'n uur.

2

Skenk U nie in u ontferming
meer as wat ek ooit verwag?
Leef ek nie in u beskerming,
in u liefde elke dag?
Gee U my nie duisend kere,
onverdiend u seën, Here?
Selfs al moet ek leed verduur,
bring dit seën op die duur.

3

Van die velde, uit die strome,
uit die dieptes van die see,
uit die wolke, van die bome,
deel U milde seën mee.
Jaar en maand en dag en stonde,
elke vlugtige sekonde
het u liefde en u trou
steeds oor my die wag gehou.

571

4

As u guns ons hier benede
sóveel lewensvreugde bied,
watter saligheid en vrede
sal ons eens by U geniet
as ons deur u Gees se leiding,
met die diepste hartsverblyding,
van U, Heer, ontvang die kroon,
voor u heil'ge hemeltroon!